


# *Gemeente Roedtan*

# *21 JAAR*

## *1982*

# WELKOM DS. EN MEV. VAN STADEN - 12 JANUARIE 1980



Adres word oorhandig



Wat 'n Fees



Trotse Ouers - Ds. van Staden



Die Pastoriepaar

# OPDRAG



**Voor:** V.l.n.r. H. F. Oberholzer, J. C. de Beer, P. P. Prinsloo, L. A. van Rooyen, W. J. J. Kok, Ds. G. C. Coetzee, W. S. J. van Heerden, J. J. van Biljon, F. O. van Niekerk, J. J. van Rensburg, J. J. Brits, L. A. Smit, M. J. Vermaak.
**Agter:** Mevv. K. Smit, M. Kok, T. de Beer, M. van Rooyen, C. Minnaar, D. van Niekerk, S. van Heerden, G. van Rooyen, Mnr. J. van Rooyen, Breggie Smit, G. Jacobs, Mnr. K. Smit, M. Jacobs, S. Jacobs, Mnr. J. Jacobs, A. van Rooyen, A. Taljaard en Mnr. P. Taljaard.

Die Sondagskool het dit goed gevind om hierdie gedenkblad aan al die senior burgers van die gemeente van Roedtan op te dra. Die Sondagskool sê dankie vir 'n stewige fondament.

1 Kor. 3:10,11:-

*„Julle is ook die gebou van God. Volgens die genade wat God my gegee het, het ek soos 'n goeie bouer die fondament gelê, en 'n ander bou daarop. Maar hy moet mooi kyk hoe hy verder bou, want niemand kan 'n ander fondament lê as wat reeds gelê is nie. Die fondament is Jesus Christus."*

# VOORWOORD



Dit is 'n eer en 'n voorreg om die voorwoord vir hierdie blad te mag skryf. Dit naamlik omdat dit my voorreg was om 'n deel van die geskiedenis van die gemeente, wat in die blad beskryf word, te kon meemaak en wel as eerste inwonende predikant.

Die bydraes wat ontvang is, dui op 'n ryke en kleurvolle geskiedenis. Die gemeente was van jongs af maar klein in getal. Met die afstigting was daar 225 belydende lidmate. Hierdie getal het deur die jare gefluktueer, en staan tans op 175. Nieteenstaande die lae getalle het elke lidmaat deur die jare hulle gewig ingegooi, en moet ons met groot dankbaarheid die Here se seënende hand oor ons erken.

Veel is tot stand gebring - 'n eie kerkgebou, pastorie, en 'n eie predikant. Vir almal wat daaraan meegewerk het, was dié gemeente 'n geloofstuiste waar die band met hulle Verlosser versterk is.

In die geloof, en met volle vertroue op die Here, betree ons dan nou die volgende era in ons geskiedenis.

Hierdie gedenkblad is die verwerkliking van 'n gedagte van br. Dries Roodt. Tesame met sy vrou, Frankie, en die res van die redaksie, het hy 'n reusetaak verrig om hierdie puik blad aan u te kon voorlê. Ons dank en gelukwensinge aan hom.

P. VAN STADEN

ROEDTAN
24 NOVEMBER 1982

# VAN DIE REDAKSIE

"Geskiedenis is dáár lewend waar daar 'n verband tussen die verlede en die hede in die gees en verstand van die mens van die hede is. Daar waar die mens daardie verband aanvoel en handhaaf, sy weg gaan met inagneming van sy geskiedenis, daar leef die geskiedenis en daar het die geskiedenis sin en waarde." So skryf Prof. A. D. Pont.

Die Redaksie hoop en vertrou dat hierdie gedenkblad vir die gemeente van Roedtan sin en waarde sal hê.

Ons wil almal bedank wat direk of indirek 'n bydrae tot hierdie gedenkblad gemaak het. Almal se medewerking was nodig.

## DIE REDAKSIE

| | |
|---|---|
| F. J. Prinsloo | M. J. Vermaak |
| S. J. Prinsloo | P. J. J. van Rensburg |
| A. J. Roodt | Ds. P. van Staden |
| J. J. Vermaak | A. Vogel. |

# MAAK KENNIS MET. . .DIE GEDAGTES VAN DIE BEJAARDE.

Soos die mens in sy siel bereken, so is hy, sê Salomo (Spreuke 23:7) Dit is die moeite werd om dit in gedagte te hou. Dit **is** immers die ,,kleur" van ons gedagtes - en hoofsaaklik dit - wat die lewens dikteer wat ons as mense lei.

Geen mens kan dink aan mislukking, en sukses smaak nie. Geen mens kan dink aan vrees, en geloof hê nie. Geen mens kan misrabele gedagtes koester, en dan opgeruimdheid uitstraal nie. Dit is 'n onweerlegbare feit dat negatiewe gedagtes negatiewe lewens in die hand werk, terwyl positiewe gedagtes daarenteen ophef en versterk.

Die Prediker praat van die gees wat terugkeer tot God. Die ideaal wat vir elke mens gestel kan word is om saam met die veroudering van liggaam en gees, 'n rypheid van wysheid en 'n vrede van gemoed te bereik wat alle verstand te bowe gaan. So kan hulle met waardigheid en sereniteit afskeid neem van die lewe, en soos Augustinus sê: ,,My hart is onrustig in my totdat dit rus vind in God."

Voordat die prentjie van die bejaarde in ons omgewing te somber geskilder word, moet daar pertinent op gewys word dat 'n groot aantal bejaardes tot in die gryse ouderdom so 'n mate van fisiese en geestelike skerpheid behou het dat hulle 'n vol en nuttige lewe tot hul sterfdag kan lei. Onskatbare bydraes tot die geestelike skatkis van die mensdom en ook in ons omgewing is deur bejaardes gelewer, en hulle vermoëns mag nie onderskat word nie.

In Psalm 92:15 meld die psalmdigter dan ook: ,,In die gryse ouderdom sal hulle nog vrugte dra, hulle sal vet en groen wees."

G. M. Prinsloo



**Oudl. M. J. Vermaak, Scriba sedert afstigting en tans Sondagskool Superintendent.**

Op 21 Augustus 1982 praat Oudl. M. J. Vermaak namens die gemeente soos volg:

„Dit is verjaarsdagviering en ingebruikneming van die pastorie. Feesjaar en feesgeleentheid. Dankbaar vier ons fees om terug te dink aan 21 jaar waarin hierdie klein gemeentetjie genade op genade ontvang het uit die Vaderhand. Genadejare waarin ons die Blye Boodskap kon hoor, ons vertroos kon word en al was dit stamelend, ons ons loflied kon sing.

Die gemeente dink met groot waardering aan die werk van Ds. Coetzee, Ds. Bezuidenhout, Ds. Alberts, Ds. Dreyer en Ds. van Staden.

Die gemeente dink verder met waardering aan die werk van lidmate soos: brs. Stoffel de Beer, Gert Jacobs, Neels Coetzee, Paul Prinsloo, Arrie van Rooyen en Willie Kok. Saam met hulle aan diegene wat stille krag en besieling van die gemeente was.

Lidmate in die Kerk word deur 'n besondere band met mekaar gebind, as mede erfgename van die genade van God. Vanuit hierdie verwantskap is die lidmate van die kerk vir mekaar broeder en suster, derhalwe ook in die eie gemeente. Myns insiens beteken die vorming van 'n nuwe gemeente nog nie dat die lidmate dit noodwendig so belewe nie. Die lidmate se identifikasie met die groep - groep in aanhalingstekens - vind geleidelik plaas.

Iemand het by geleentheid 'n groep soos volg gedefinieer. 'n Groep bestaan uit 2 of meer persone tussen wie daar 'n normatief gereguleerde, onderskeidbare interaksie patroon in 'n gegewe kompleks ontwikkel het, waarvan hierdie persone bewus is as 'n onderskeie eenheid, waarin die bereiking van sekere gemeenskaplike doelstelling verband hou met individuele motiverings en behoeftes.

Aan die hand van bogenoemde definisie wil ek dan sê: - Roedtan het mondig geword.

Biddend gaan die gemeente op die nuwe skof voort. Mag ons lewe en ons werk dankbare loflied aan ons verlosser Jesus Christus wees."



Ds. G. C. Coetzee





Wyle Mev. L. Coetzee



# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE - ROEDTAN

My verbintenis met die gemeente Roedtan dateer terug sedert Julie 1944. Toe die huidige gemeente nog wyke van Potgietersrus was.

Gedurende die vyftigerjare was hier 'n geweldige oplewing in hierdie gemeenskap, hoofsaaklik as gevolg van goeie oeste. Dit was natuurlik die dae toe daar nog geen teerpad tussen Potgietersrus en Roedtan bestaan het nie. As daar swaar deurdringende reëns uitgesak het, was die vervoer baie moeilik.

Nog 'n punt wat ek graag wil uitsonder, was die geweldige geloofsvertroue wat die mense gehad het. Menige keer as die droogtes so knellend was, het 'n mens hierdie woorde gehoor: "Die reën sal weer kom, hou moed".

Na die inwyding van die kerkgebou op Potgietersrus, het daar gestadig die verlange en behoefte aan 'n eie gemeente te Roedtan ontstaan. Dit is 'n ideaal wat ook later in 1961 verwesenlik is. Eredienste is hoofsaaklik in die skoolsaal gehou. Ook die eredienste wat om agtuur voormiddag gehou is, is besonder goed bygewoon.

As ek moet terug kyk deur al die jare, kan ek, sowel as my vrou, alleen getuig van die pligsgetrouheid, lojaliteit en gasvryheid van die gemeente Roedtan.

Saam met hierdie moedige en blymoedige gemeente van Roedtan, is ek innig dankbaar dat die gemeente tans beskik oor 'n eie herder en leraar en 'n eie kerkgebou en pastorie.

Mag die gemeente in die toekoms steeds seën ontvang en tot 'n seën wees.

Groetend
DS. G. C. COETZEE



Ds. en Mev. W. J. Bezuidenhout

# 'N HULDEBLYK AAN WYLE DS. W. J. BEZUIDENHOUT ... 13 APRIL 1963 — 6 AUGUSTUS 1965

Ons lees in Hebreërs 13:7 "Gedenk julle voorgangers wat die woord van God aan julle verkondig het; aanskou die uiteinde van hulle lewenswandel en volg hulle geloof na." In wyle dominee W. J. Bezuidenhout het ons kerk so 'n voorganger gehad, op wie hierdie woord van toepassing is. Hy het immers gedoen wat in die teks gesê word. As pionierspredikant het hy die woord van God aan ons mense verkondig. Die gemeente Roedtan is 'n vrug van sy arbeid. Nadat ons gemeente gestig is. . . was hy benoem as ons eerste konsulent, en nadat ons in kombinasie met Naboomspruit gegaan het was hy die eerste predikant in die geskiedenis. . .van die vroeëre wilde en Malaria-geteisterde gebied. Wyle dominee Bezuidenhout het elke Sondag van Naboomspruit na Roedtan gereis vir eredienste en sakrementsbediening. Vir huisbesoek is ook ver en uitgebreid gereis.

Maar nie net dit nie, hy het ook 'n voorbeeld nagelaat. Sy lewenswandel. . . veral sy uitlewing van geroepenheid en die daadkrag wat hy daarin gesit het, het talle lidmate geïnspireer omdat hulle daarin die lewe uit en die krag van geloof gesien het. As gemeente betuig ons waardering vir die pionierswerk wat deur hom gedoen is. Ons dink veral aan die begin van katkisasieklasse asook die bou van die Hervormde Kerkgebou alhier wat onder sy voorsitterskap en leierskap begin is.

Sy besonder luisterryke stem en goeie voorkoms het hom ook groot bekendheid besorg. . . en van heinde en ver. . . en alle gelowe denkbaar het mense gekom om na sy preke te luister.

Hierdie pastoriepaar het fondamentbouwerk vir ons kerk gedoen. Ongerief, afstande en armoede van ons gemeente en onsekerheid oor hulle traktement het hulle nie afgeskrik nie. Met besieling, vriendelike erns en geloof het hulle die taak aangepak en ongeag konflikte die wedloop geloop.

Ek glo dat hulle nog nooit na reg op Roedtan die regte erkenning vir hulle selfverloënde arbeid ontvang het nie. Langs hierdie weg wil ons teenoor hulle dank en waardering betuig vir hulle arbeid. Mag Mev. Bezuidenhout wat haar man bygestaan het om sy arbeid in die krag en sterkte van die Heer van die Kerk te kan doen, ook nou Sy voortdurende genade en seën ontvang.

KOOS PRINSLOO



Ds. en Mev. A. N. J. D. Alberts en gesin

# ONS VERBINTENIS MET ROEDTAN

Dit was in Oktober 1965, rondom die sooispit vir die kerkgebou deur ds. G. C. Coetzee, dat ons in Roedtan ontvang is as die eerste eie predikantspaar in kombinasie met Naboomspruit waar die pastoriepaar in lg. gemeente gehuisves was. Dis nodig om te sê dat ons totaal onbekend met die mense en hulle leefwyse, hier aangekom het. Van ons gesinslede het die hangende tabak in die skure aangesien vir biltong! Soos 'n onbekende die wolskape op die veld in ons vorige gemeente in Oos-Kaap kan aansien vir miershope!

'n Paar kilometer buite Roedtan op die Naboomspruit-pad, het 'n groep gemeentelede ons kom ontmoet. Toe ons daar aankom en met 'n paar mense langs die pad staan en gesels het Gert Jacobs aangekom en opgewonde vir ons gesê ons moet gereed maak want die predikant kan nou enige tyd opdaag. Toe stel een van die ander lede hom voor aan die nuwe predikantspaar! Toe hy die nuwe dominee sien was dit asof sy hele entoesiasme in duie stort. Soos wat 'n mens maar altyd 'n voorstelling het van 'n persoon wat jy nog net van gehoor het, was dit vir my duidelik dat Gert, soos die ander lede, 'n ander beeld gehad het van die nuwe predikant en sy vrou. Ek wonder nog altyd wat die verwagting kon wees?

Wat my opgeval het, wat ek ook dadelik aan my vrou gesê het, was die keurige kleredrag van die mense. Die taksering kon ek bloot op die stof van die baadjie doen, want ek het my nooit verwerdig om selfs die geringste inligting oor die agtergrond van die gemeente en die leefwyse van die mense uit te vind nie.

Die verdere verloop van die ontvangs en onthaal het die standaard van ons verdere verblyf baie duidelik weerspieël. Hier was dit al duidelik dat alleen die beste vir hulle predikant goed genoeg was. Resepte van die jongste keur was ter tafel. Die hele opset was sprekend van die mees moderne in omloop. Die hele aanbieding en klimaatskepping het getuig van die goeie smaak en hoë standaard van die vroue van die gemeente. Hierdie predikantspaar sou op die hande gedra word en met liefde en sorg vertroetel word. 'n Minsaamheid, nie van 'n dag of twee nie, maar 'n volgehoue lojaliteit oor die volle periode van ongeveer 14 jaar van ons verbintenis. Ons het werklik bymekaar ingeskakel. Ons was geloofsgenote. Ons was broeders en susters in die Here. In al ons diensjare in Roedtan was daarop geen stadium 'n wanklank nie. As daar was, dan is dit in elkgeval so hanteer dat dit nie die verhouding of die predikant sou skaad nie.

Dieselfde gesindheid het by elke geleentheid gerealiseer. Die hoeksteenlegging, die inwyding en tienjarige bestaan van die gemeente was besondere hoogtepunte. Trouens elke Nagmaal, Doop, troue, begrafnis en gewone erediens was 'n besondere dag in die lewe van hierdie merkwaardige mense.

Moenie 'n fout maak nie. Hierdie klimaat is geskep nie om die verering van mense nie. Hierdie mense wil die Evangelie beskerm wat deur die predikant gebring word, maar in die proses het die pastoriegesin die hoogste lojaliteit en liefde geniet. Die hoë persentasie kerkbesoek in die jare, die fisiese versorging van die gemeentelike belange en die predikant, die toewyding waarmee die Evangelie in die kerk ontvang is en die hoë vlak van gesprek by huisbesoek, bevestig die onderlinge samehorigheid en diensbaarheid rondom die belange van die kerk van die Here in die wêreld. Die beskikbaarheid van 'n eie predikant en die beoefening van die diens aan God in 'n eie kerkgebou en die vervulling van jou persoonlike roeping in 'n eie gemeente en die nakoming van verantwoordelikheid vir die kerk in die breëre verband, was 'n daad van dankbaarheid. Roedtan is ook in die lewe van ons gesin 'n onvergeetlike hoofstuk.

Vir my en vir my vrou was dit 'n groot genoeë om met so 'n kerkraad, met Tienie Vermaak as skriba/kassier en sulke susters, en so 'n kategese personeel soos Hendrik Oberholzer by die gevorderde klasse en Catrien Vermaak by die Sondagskool, saam te werk; 'n genoeë om die opoffering en begeestering te sien van elke lidmaat. Eintlik pas die naam van byna elke gemeentelid elders tussen hierdie werksaamhede van die gemeente.

Mag Roedtan só, van krag tot krag gaan, en die seën van die Here steeds geniet.

DS. ALBERTS



Die Pastoriepaar



Mirélle en Shalmi

# STAANPLEK OP DIE VLAKTE

Drie jaar gelede, vroeg in Januarie 1980, word 'n tydperk ingelui wat ons gesin in later jare sekerlik met nostalgie in herinnering sal roep. Dit was nl. die datum waarop die Van Stadens as eerste inwonende pastoriegesin van die Hervormde gemeente in die gemeenskap van Roedtan ingeplons het.

'n Klomp vreemde, maar vriendelike mense het gereed gestaan om te help uitpak. Broeder Chris Botha het die taak gehad om die dominee te help om 'n reuse dubbelbed, selfgemaak van dennehoutplanke, aanmekaar te sit. Elke plank moes met 4 lang koperskroewe vaskom. Harde werk, en sowat van hitte! So halfpad deur dié almagtige taak, vlieg br. Botha orent. 'n Sweetdruppel hang aan sy neus se punt.

"Ds, ek moet nou ry".

"Waarheen, Chris?"

"Ek moet gaan boer, dat ek 'n bietjie kan rus."

Die tweede dag, vroeg die môre, sê my vrou: "Hier loop 'n ou oom hier buite rond." Gaan kyk, en dit is oom Frans van Niekerk. Ons drink tee - 7-uur die oggend.

Oom Frans vra: "Ds., hoe lyk die gaas voor die vensters vir jou?"

Ek antwoord: "Nee oom, dit lyk vir my maar na 'n redelike gemors."

Doodste stilte, en dan: "Ek het hulle aangesit."

Praat van 'n olifant in 'n bedding madeliefies. . .

Ewenwel, mettergaan het ons die mense beter leer ken, en vir hulle almal lief geword. O, daar wás skermutselings, en daar mag dalk nóg kom, want ons maak almal foute al bedoel ons dit goed. Tog, juis die feit dat ons met mekaar 'n grappie kan deel óf van mekaar kan verskil, dui daarop dat ons mekaar raaksien en wedersyds respekteer.

U het ons hierheen beroep om aan u die Evangelie te verkondig. Dit doen ons met oorgawe en na die beste van ons vermoë.

Van ons kant af wil ons u bedank dat u bereid was om aan ons 'n staanplek op die Vlakte te gee.

P. VAN STADEN



**EERSTE KERKRAAD, RINGSKOMMISSIELEDE EN EREGASTE BY AFSTIGTING 27 JUNIE 1961**

AGTER: J. H. van Rooyen, J. J. van Rensburg, F. D. van Niekerk, J. J. Prinsloo, W. S. J. Jansen, L. A. J. Horn, J. J. Brits, L. A. Smit, M. J. Vermaak, W. J. J. Kok, L. A. van Rooyen.
VOOR: J. C. de Beer, H. F. Oberholzer, P. P. Prinsloo, Ds. D. B. Snyman, Ds. W. M. Wolmarans, Ds. G. C. Coetzee, Ds. C. H. Badenhorst, J. C. van Rooyen, W. S. J. van Heerden, J. J. van Biljon.
INLAS: P. Prinsloo

# GESKIEDENIS VAN DIE GEMEENTE ROEDTAN 27 JUNIE 1961 — 17 JUNIE 1982

Die jaar 1961 het aangebreek. Gedurende Januarie word kerkraadsvergadering gehou te Potgietersrus. Soos gewoonlik was die groot vergadering oor finansies. Op hierdie gebied het die Vlakte hulle deeglik laat geld. Nie alleen was hulle die grootste bydraers nie, maar oudl. Frans van Niekerk se wyksbydrae was die grootste in die gemeente. Nog 'n besprekingspunt was dat die Ring van Soutpansberg laat weet het dat die Potgietersrus gemeente, met 'n lidmaattal van 800, te veel vir een predikant is. Riebeeck-Wes en Fonteine wyke kom met 'n voorstel. Die dorp moet van oos na wes verdeel word. Hulle met die noordelike gedeelte en die Vlakte saam met die suidelike gedeelte. Die voorstel het geen geesdrif gewek nie. So het die vergadering voortgeploeter, tot Willie Kok uitroep, seker uit radeloosheid: "Oppas, ons van Roedtan kan dalk afstig!" Net daar is die saadjie geplant.

Na die vergadering het die Vlakte se mense stadig maar seker die saadjie wat geplant is, laat groei. Die ouderlinge het die lidmate geraadpleeg. Almal is dit eens dat met so 'n bietjie ekstra kan Roedtan afstig. Willie Kok het namens die Vlakte so 'n aansoek opgestel. Daar was eendragtigheid onder die Vlakte se kerkraadslede.

April 1961 se kerkraadsvergadering breek aan. Gedurende die vergadering stel die Vlakte voor dat die traktement van die predikant verdubbel word, om te voldoen aan die wens van die Ring. Voorstel word aanvaar. Die dorpskerkraad wou 'n muur om die kerk bou wat R3000 sou kos. Voorstel word aanvaar. Onder punt "Algemeen" staan Willie Kok op en lê die Vlakte se aansoek om afstigting voor. Oom Arrie van Rooyen en Stoffel de Beer (albei reeds oorlede) het nog so hier en daar verduidelik. As Zebediela wil saamgaan, is hulle welkom. Die kaart was klaar opgestel van die gemeentegrense deur diaken Tienie Vermaak. Wat grensplase betref, wil ons niemand dwing nie. "Ag Nee!" sê die Voorsitter, "Ek het gedink aan 'n tweede predikant". In elk geval die Vlakte kry toe die ja-woord!

Oudl. Arrie van Rooyen en Koos van Rensburg is gekies as afgevaardigdes na Louis Trichardt vir die Ringsitting. Daar is die aansoek weer bespreek. Aanvanklik wil die Voorsitter van die Ring niks weet van ons aansoek nie. "Gee ons net 'n paar minute

kans" pleit Koos en Arrie. "Nou toe maar, Seun" noem Ds. Snyman hom. "Laat ons hoor". "Seun" het hom so goed van sy taak gekwyt. Onder andere, soos ons vertel is, die predikant moet vir dae lank 4 uur in die môre opstaan en kom dan eers die nag 12 uur terug om deur sy huisbesoek te kom. Oom Arrie van Rooyen was ook 'n goeie onderhandelaar, met die gevolg dat ons die groenlig gekry het. Dit was Mei. Ons sou net wag vir 'n datum.

Op Dinsdagmiddag, 27 Junie 1961, om 3nm. word die gemeente van Roedtan afgestig van Potgietersrus. Die eerste nuwe gemeente wat gevorm word in die jong Republiek van Suid-Afrika!

Die gemeente het uit 7 wyke bestaan. Drie Roedtan wyke en vier vlakte wyke. Die belydende lidmatetal was 250 en Dooplidmate 350.

Omdat die gemeente van Roedtan afgestig het van die moedergemeente te Potgietersrus, word die dienende lede wat die sewe wyke van die Springbokvlakte daar verteenwoordig het net so oorgeplaas as kerkraadslede van die nuut gestigte gemeente. Hulle is op die afstigtingsvergadering op 27 Junie 1961 voorgestel in die nuwe gemeente.

Van die kerkraadslede tydens afstigting is ouderling Tienie Vermaak, ouderling Hendrik Oberholzer en broeder Koos van Rensburg nog steeds aan die gemeente verbonde.

Ds. G. C. Coetzee is benoem as eerste konsulent en Ds. W. M. Wolmarans as tweede konsulent van die gemeente. Tienie Vermaak was Skriba/Kassier en is dit vandag nog.

Die Bruidskat van die gemeente was R10,000. Die gemeente was verantwoordelik vir die betaling van die 1961 Heffing aan die Raad van Finansies.

Die nuwe kerkraad en Skriba was uiters gewillig maar nie altyd noodwendig baie bekwaam nie. Ds. Coetzee sal die gemeente vir 'n jaar gratis een maal per maand 'n erediens gee en vier nagmale 'n jaar.

Die gemeente het die Laerskool Bysonderheid se skoolsaaltjie wat baie beknop was vir die eredienste en nagmaal gebruik. Met nagmaaltye moes baie op die stoep sit.

Willie en Mien Kok skenk die nagmaalservies, Jan en Emma van Rooyen skenk die kollektesakkies, Oom Arrie van Rooyen die Wet en Belydenis, gekoop vir 25 sent, nou is dit 5 sent. Tant Anna (Arrie) van Rooyen skenk die nagmaaltafeldoeke en Hettie Oberholzer het dit gemaak. Die gemeente het mooi tafels van die Gereformeerde Kerk geleen, want hulle het ook nog destyds op Roedtan nagmaal gehou. Ook was daar so 'n kasagtige katedertjie vir voorlees en preek.

Vir meer as 'n jaar het Oom Hendrik Oberholzer en Willie Kok-hulle om die beurt die nagmaaltafels gaan dek en die Predikantsgesin ontvang en onthaal, want die nabetragting was nog steeds 3 uur, soos ook die ander eredienste.

Die eerste katkisante wat hier bevestig is, was: Willie van Rooyen, Jan Oberholzer, Corrie Prinsloo, Mieta Lombard, Estelle Kok, Chris Prinsloo, Gerrit Strydom, Maggie van Nieuwenhuizen.

Die Ringsvergadering van 1963 benoem Ds. W. J. Bezuidenhout as eerste konsulent. Die gemeente begin ondersoek instel en dink aan kerkbou. Met die Augustus nagmaal in 1963 word die onderwerp en ander besonderhede van 'n kerkgebou bespreek waarvan die konstruksie uit staal vervaardig is. 'n Afvaardiging wat bestaan uit wyle oom Arrie van Rooyen, Oudl. W. J. J. Kok en die skriba, M. J. Vermaak, het so 'n kerk besigtig te Wesselsbron en het 'n baie gunstige rapport gelewer.

So 'n kerk met 280 sitplekke sou R18,000 kos. Op 'n gemeentevergadering word besluit dat die kerkraad verder moet onderhandel om te laat bou. Die nodige toestemming word gevra by die Raad van Finansies wat namens die Algemene Kommissie toesig hou op dié vlak van die werk van die kerk.

Op 16 Mei besoek Ds. G.P.J. Grobler en mnr. A.B. van N. Herbst namens die Raad van Finansies die gemeente. Die here verduidelik dat die voorgestelde kerk nie aanbeveel kan word nie. Die kerkraad en gemeente besluit om af te sien van die bou van die kerk.

Gedurende 1964 vra Naboomspruit om te kombineer. Roedtan weier, want hulle wil kerkbou en self beroep. Net daarna laat weet die Ring, kombineer voorlopig, want waar sal julle 'n predikant kry, hulle is skaars, help mekaar. Op die volgende vergadering is die voorwaarde aanvaar op $^2/_5$ - $^3/_5$ basis, 16 weke sal dit julle predikant wees.

Op die November vergadering van 1964 word weer met mening oor kerkbou gepraat en word nuwe ontwerpe bestudeer in die daaropvolgende maande.



EERSTE KATKISANTE NA AFSTIGTING - 1962

Voor: Mieta Lombard, Ds. G. C. Coetzee, Maggie van Nieuwenhuizen, Estelle Kok

Agter: Chris Prinsloo, Gerrit Strydom, Corrie Prinsloo, Jan Oberholzer, Willie van Rooyen.

aangeneem en die kombinasie beroep Ds. A. N. J. D. Alberts. Ds. Alberts neem die beroep aan.

Op 15 Oktober 1965 word die eerste sooi gespit onder leiding van Ds. G. C. Coetzee. Die uitmeet van die fondament is gedoen deur wyle mnr. Douglas Foster, en die eerste sooi is gespit deur wyle broeder Paul Taljaard, die oudste in die gemeente. Die twee erwe waarop die kerkgebou tans staan, is deur wyle oom Gert Jacobs geskenk.

Om koste te bespaar, sou die gemeente sekere werk doen, soos die lewering van bou-sand en die uitgrawing van die fondament. Later is besluit om die turf binne die kerkruimte ook uit te grawe en terug te vul met ander materiaal. Hierdie uitgrawing en terugvulling van die binneruimte is gedoen nadat die beton kolomme reeds opgerig was.

Ds. Alberts word vroeg in Januarie 1966 bevestig. Die kerk vorder vinnig.

Die hoeksteen moet op die 29 ste April 1966 gelê word. Oudl. H.F. Oberholzer was die seremoniemeester. Almal is uitgenooi volgens protokol. Oudl. Vermaak het die steen op Groblersdal gaan haal. Die verrigtinge sou om 2nm. begin, maar al wat opdaag is oudl. Vermaak. Oudl. Vermaak kon egter sy laatkom motiveer. Eerstens was daar fout met die bewoording wat reggestel moes word en tweedens die hoeksteen van $2^3/_4$ ton was te swaar vir die 1 ton bakkie.



**BOUKOMMISSIE - KERKGEBOU 1965**

**Voor: H. F. Oberholzer, Ds. A. Alberts, J. C. de Beer.**
**Middel: A. S. de Beer, F. D. van Niekerk, P. P. Prinsloo, J. F. C. Kern.**
**Agter: F. J. Prinsloo, G. P. Jacobs, J. L. Benade, M. J. Vermaak.**

Op 29 Januarie 1965 word 'n Boukommissie gekies wat uit die volgende ses lede bestaan. H. F. Oberholzer as voorsitter, M. J. Vermaak as sekretaris, F. D. van Niekerk, A. S. de Beer, W. S. J. van Heerden en P. P. Prinsloo. Na 'n paar vergaderings vra Ds. Bezuidenhout of die Finansiële Kommissie ook kan aansluit saam met bogenoemde, toe is die volgende here bygevoeg: F. J. Prinsloo, Gert Jacobs, J. C. de Beer, L. A. Smit, W. J. J. Kok en J. F. C. Kern

Na raadpleging van die Finansiële Kommissie, besluit die Kerkraad en gemeente in April 1965 om 'n kerk te bou soos ontwerp deur Mnre. Hartman en van der Walt, wat omtrent R52,000 sou kos. Onderhandelings word aangeknoop met die Weeshuisbouers vir die verkryging van 'n finale kontrakprys.

Intussen het Ds. W. J. Bezuidenhout 'n beroep

**Op 15 Oktober 1965 word die eerste sooi gespit deur oom Paul Taljaard.**



Die opkoms by die hoeksteenlegging was goed. Ds. Alberts het die hoeksteen gelê, goed en stewig. Ouderling Oberholzer onthou dat mnr. A. Herbst by die geleentheid uit Habakuk 3 vers 17-18 voorgelees het: "Alhoewel die vyeboom nie sal bloei en aan die wingerdsok geen vrug sal wees nie, die drag van die olyfboom teleurstel, die saailande geen voedsel lewer nie, die kleinvee uit die kraal verdwyn en geen beeste in die stalle sal wees nie, nogtans sal ek jubel in die Here, ek sal juig in die God van my heil". Hoe treffend was dit nie, want die jaar 1966 was doodwurg.




Hoeksteen van die Ned. Herv. Kerk - Roedtan

Eregaste teenwoordig tydens hoeksteenlegging op 15 Oktober 1965

Van links na regs: Ds. G.C. Coetzee, ds G.P.J. Grobler, mev. H.M. Grobler, mnr. A.B. van N. Herbst (Administrateur van die Herv. kerk) mev. R. Herbst, ds. A. Alberts, mev. Alberts en mnr. en mev. G.P. Jacobs.



So het die kerkgebou sy voltooiing genader. Die nuwe kerkgebou word op 5 November 1966 met blydskap en dankbaarheid ingewy. Die gemeente het toe bestaan uit 93 huisgesinne, 225 belydende lidmate en 362 siele. Die kerk het toe R56,000-00 gekos met 350 sitplekke.

'n Paar skenkings is ontvang: die klok deur Stoffel de Beer, die doopvont deur die Sondagskool, die Kanselbybel deur Schalk van Heerden, Duitser Kern die Kansellap, skryftafel in die konsistorie deur Frans van Niekerk en die orrel die Susters Vereniging. Die volgende katkisante het tydens die inwyding van die kerk Belydenis van Geloof afgelê: Nelia Jacobs, Issabel Jacobs, Abram Jacobs, Elsa Riekert, Alfred Engelbrecht, Anna Engelbrecht, Sanna Engelbrecht, Maria Engelbrecht, Elma Smit, Annatjie Smit, Hansie van Rensburg, Elmien Bellingan en Emmarentia van Heerden en Kerneels Engelbrecht.





# HERINNERINGE VAN ROEDTAN

*Dis die jaar 1965. . . .*

*Dis 'n snikhete dag in die Boswêreld van Roedtan. Alles en almal is besig om rustig 'n uiltjie te knip. Die loom somermiddag is besig om soos 'n groot kombers die omgewing te oorval. Dis vir ure lank al doodstil. . .*

Skielik word die stilte onderbreek deur die gedreun van 'n motorkar. Die stof van 'n vrugbare aarde slaan op wanneer die eerste motor indraai by die Laerskool se saaltjie. Die deure gaan oop, en die eerste kerkgangers klim uit en rek die bene.

'n Tweede motor daag op, en dan weer 'n derde. Die somerstilte word verbreek deur 'n hartlike oor-en-weer groetery. Die mense is bly om mekaar te sien. Dis lekker om weer Hervormers te sien. Dis lekker om kerkmens te wees. Dis lekker om deel te hê aan die groei van 'n jong gemeente!

Binne 'n oogwink is daar heelwat motors, heelwat opgewekte gesigte, ferm handdrukke. Daar word oor-en-weer verneem na mekaar se welstand, die oumense se gesondheid, die kinders se streke, en die tannies se nuwe treffer-resepte, 'n Pypie word opgesteek en elke boerdery word tot in die haarfynste besonderhede bespreek. Dis jammer die ou reëntjies is soms so min, maar broer, die aarde - nêrens kry jy vrugbaarder aarde as hier by ons nie!

Almal vind gaandeweg 'n sitplek in die saaltjie. Dis regskuif en weer 'n slag regskuif, en vir oulaas vir klein Jannie die Leviete voorlees. "Klein klits, as jy weer so stout is, gaan jou boudvelletjies dit gewaar. . ."

Die erediens neem in aanvang. Ons luister aandagtig na Godswoord en vergeet van die snikhete dag daarbuite. Ons buig ons hoofde voor ons Skepper, en ons sing uit volle bors. Ons word één deur woord, gebed en lied.

Ja-nee, dis voorwaar 'n voorreg om deel te hê aan die groei van 'n jong gemeente. Dis 'n voorreg om die ewige Woord te bring aan mense, boeremense - naby aan die grond, naby aan hul Skepper.

Na-aan mekaar. Bymekaar. Één in Christus.

W. J. BEZUIDENHOUT



**KATKISANTE BY INWYDING VAN KERKGEBOU**

JUNIE 1967

Voor: Anna Engelbrecht, Emmarentia van Heerden, Annetjie Smit, Elmien Bellingan, Nelia Jacobs, Elsa Riekert, Issabel Jacobs, Elma Smit.
Heel voor: Abram Jacobs, Alfred Engelbrecht, Hansie van Rensburg, Kerneels Engelbrecht.

# INWYDINGSPROGRAM 3 NM. - 5 NOVEMBER 1966

1. Gemeente kom byeen onder die seile.
2. Verwelkoming: Ds. Andries Alberts
   a. Die Administrateur van die Kerk.
   b. Die Ring van Zoutpansberg.
   c. Die N.G. Kerk
   d. Die Ned. Herv. Gemeente Potgietersrus
   e. Die Gereformeerde Kerk
   f. Die Ned. Herv. Gemeente Naboomspruit.
   g. Ander Gemeentes
   h. Die Onderwys.
   i. Plaaslike Bestuur
3. Bedankings.

6 NM.

1. Gemeente kom byeen voor kerkgebou terwyl die kerkklok lui.
2. Oorhandiging kerkgebou - Bouers - Argitek - Boukommissie.
3. Oopsluit van kerkdeur: Mev. A. Alberts.
4. Die gemeente neem die gebou in stilte in.
5. Oorhandiging van Orrel aan N.H.S.V.
6. Orreluitvoering as voorspel tot die diens - Mnr. Willem Mathlener.
7. Plasing van kansel Bybel
8. Belydenis van katkisante: Ds. Andries Alberts.
9. Inwydingsrede en Voorbereidingsdiens: Prof. B. J. Engelbrecht.

SONDAG 10 VM.

1. Heilige Nagmaal: Ds. A. J. Willemse (Seun van die Gemeente)

SONDAG 3 NM.

2. Doop: Ds. Andries Alberts
   Dankseggingsdiens: Ds. W. J. Bezuidenhout.

KERKRAAD VAN DIE NUWE GEMEENTE 1966

Predikant: Ds. Andries Alberts.
Ouderlinge: W. J. J. Kok, J. C. de Beer, P. P. Prinsloo, C. G. Coetzee, J. J. Brits, F. J. Prinsloo, J. J. van Rensburg, J. F. C. Kern, M. J. Vermaak.
Diakens: F. D. van Niekerk, L. A. Smit, G. P. Jacobs, J. L. Benade, W. H. Smit, R. T. S. Niemann, J. A. C. Pretorius, H. P. F. Kern.

N. H. S. V. - 1966

Voorsitster: Mev. A. Alberts.
Vise-Voorsitster: Mev. S. M. Jacobs.
Sekretaresse: Mev. G. M. Prinsloo
Tesouriere: Mev. F. van Niekerk.

Op 1 Mei 1967 besluit die H. E. Algemene Kerkvergadering dat die Ring van Zoutpansberg verdeel sal word in die Ring van Zoutpansberg en die Ring van Waterberg, die nuwe Ring. Laasgenoemde Ring sou bestaan uit die huidige gemeentes: Waterberg, Potgietersrus, Koedoesrand, Ebenhaezer, Rust-der-Winter, Naboomspruit, Warmbad en Roedtan.

Die vergadering word op gepaste wyse ge-open deur die sameroeper, Ds. J. M. Fourie en hy wys onder andere daarop dat die kerk altyd die strydende, die wagtende kerk moet wees.

Die gemeente Roedtan het gedurende 1966 ook op finansiële gebied goed presteer, nl. om die hoogste gemiddelde inkomste in die Ring te toon sover die offergawes betref nl. R34,31 per lidmaat. In 1982 was dit steeds so met R370.00.

Tydens die vergadering is Ds. A. Swanepoel as eerste konsulent benoem en ds. J. M. Fourie as tweede konsulent.

In 1977 koop die gemeente twee erwe naby die kerkgebou. Gedurende 1978 het die kerkraad van Naboomspruit gevra dat die kombinasie ooreenkoms hersien moet word, aangesien die $^2/_5$ en $^3/_5$ tydverdeling nie langer uitvoerbaar is nie. 1980 word as teiken datum genoem vir die beëindiging van die kombinasie. Die lidmaattal van Naboomspruit het die 450 kerf bereik.

Nog dieselfde jaar onderhandel oudl. Koos Meyer, oudl. Hendrik Oberholzer en Baas van Nieuwenhuizen om gedeelte 61 van Byzonderheid te koop. Die huis word op die volgende voorwaarde gekoop. R17,000 as deposito en R10,000 in drie jaarlikse paaiemente met 9% rente.

Op die gemeente vergadering van Augustus 1978 het die gemeente besluit vir 'n eie predikant en opsê van die kombinasie met 43 teen 21 stemme. In 1979 word die kombinasie met Naboomspruit beëindig.

Daar was egter een probleem met die verbreking van die kombinasie. Ds. Snyman, die gemeente se konsulent, het 'n beroep na Benoni aanvaar en was reeds weg. Oudl. Oberholzer het toe Ds. Dreyer, die ondervoorsitter van die Ringskommissie genader. Oudl. Oberholzer vertel self van die onderhoud:



**Ds. P. S. van Staden en sy seun Ds. P. van Staden met laasgenoemde se bevestiging**

"Nadat Ds. Dreyer verneem het van Roedtan se probleem, het hy dadelik Ds. Swanepoel op Warmbad geskakel. "Dag, Faan, dis Dawid wat praat. Hier is van Roedtan ouderling Hennie Oberholzer. Hulle is redderloos". Klaar gepraat, draai hy om en sê: "Oom Hennie, ek sal **elke** Sondag vir julle kom preek." Ouderling Oberholzer was sprakeloos. Hier is 'n goeie mens, het hy gedink.

Die eerste beroepsvergadering word op 12 Mei 1979 gehou. Op 28 Okt. 1979 word Ds. P. van Staden beroep, (7 uur in die oggend!) wat tot groot vreugde van die gemeente, die beroep aangeneem het.

Ds. en Mev. van Staden word op 12 Jan. 1980 ontvang as eerste pastoriegesin nadat die gemeente 'n selfstandige predikantstandplaas gevorm het. Ds. P. van Staden word bevestig deur sy vader, Ds. P. S. van Staden. Praat van predikant betaal homself. Met ons Kersfees erediens was daar ses R20 note in die kollektesakkies!



**Ds. D. Dreyer**

---

# PASTORIE-BOU: 'N GROOT IDEAAL

Met die besluit van die gemeente om 'n eie predikant te beroep, het die kwessie van 'n pastorie onmiddellik ter sprake gekom. Omdat die fondse redelik beperk was, is besluit om tydelik in die behoefte te voorsien deur die aankoop van 'n huis op gedeelte 61 van die plaas Bysonderheid. Die huis is aangekoop vir 'n bedrag van R27,500.00, en vroeg in 1980 het Ds. P. van Staden en sy gesin, eerste predikant van die gemeente, sy intrek aldaar geneem.

Die gemeente het egter besef dat die huis nie voldoen aan die vereistes vir 'n pastorie nie, en die gedagte aan 'n nuwe, funksionele gebou het 'n toekomsideaal gebly. Toe die finansiële posisie van die gemeente sodanig verbeter, stel br. W. Hasse vroeg in 1981 voor dat daar begin word met die bou van 'n pastorie. Die voorstel word eenparig deur die gemeente aanvaar. 'n Boukommissie, bestaande uit die volgende persone, word verkies:

Mnr. en Mev. J. J. P. Meyer
Mnr. en Mev. W. H. G. Hasse
Mnr. en Mev. R. T. S. Niemann
Mnr. en Mev. A. S. de Beer
Mnr. M. J. Vermaak
Mnr. W. J. Jacobs
Mnr. J. C. van Rooyen
Ds. en Mev. P. van Staden.

Mnr. C. du Toit, argitek te Potgietersrus, word genader om die planne te teken.

Op aanbeveling van die raadgewende ingenieurs, Theron, Prinsloo en Van Tonder van Pietersburg, besluit die gemeente dat die turf oor die hele oppervlakte van die huis tot op 'n diepte van $1^1/_2$ meter verwyder moet word, en die terrein opgevul en gekompakteer moet word met gruis. Een van ons lidmate, br. J. van Staden, doen die uitgrawings teen slegs die koste van die diesel. Vir die aanry van gruis stel brs. N. Prinsloo, A. Vogel, W. Hasse, O. van Niekerk en Steenkamp en Niemann vragmotors beskikbaar.

Br. W. Hasse huur op eie koste 'n vibreer-kompaksiemasjien, en die groot werk begin! Daar word twee skofte gewerk. Die dagskof word behartig deur brs. N. Prinsloo, T. Prinsloo, F. Prinsloo, W. Hasse, N. de Beer, K. Meyer en T. Niemann. Die koue



**Ons eie pastorie - 21 Augustus 1982**

nagskof word gewerk deur brs. A. Vogel en B. Riekert.

Binne 7 dae en 7 nagte word die werk afgehandel, en die kwaliteit daarvan oortref selfs die ingenieurs se spesifikasies.

Tenders is intussen uitgeskryf, en die gemeente aanvaar 'n tender van C. G. Steenkamp Bouers van Pietersburg vir 'n bedrag van R126,685.

In Oktober/November word die fondasie gegooi, maar weens 'n tekort aan stene neem die bouery eers in Januarie 1982 'n aanvang.

Die boukommissie hou gereeld inspeksie, en merk o.a. 'n konstruksiefout aan die dak op, wat herstel word. Geleidelik verreis daar 'n pragtige gebou aan die suidekant van die kerk

Op 16 Augustus 1982 neem die pastorie-gesin hulle intrek in die nuwe huis. 'n Lank gekoesterde ideaal het werklikheid geword:

ONTWERP.

In hulle beplanning van die huis het die boukommissie die volgende beginsels as basis aanvaar:

a. Die ontwerp moes sodanig wees dat die gedeeltes waar die gemeente ontvang word, te wete die studeerkamer, sitkamer en toiletgeriewe, benut kon word sonder dat die privaatheid van die gesin geskend word.
b. Daar moes voorsiening gemaak word vir 'n lokaal wat benut kon word vir kleiner gemeentelike funksies. Hieruit is die gedagte gebore om die motorhuis te vergroot en in te rig as gemeentesentrum.
c. Die huis moes bowe-al prakties wees, maar tog ook iets vir die oog. Die estetiese aspek het die argitek veral verkry deur die konstruksie van die dak.

Die eindresultaat was 'n pragtige gebou wat letterlik beantwoord aan elke vereiste vir 'n doelmatige pastorie.

FINANSIES

Die gemeente het hierdie projek grotendeels in die geloof aangepak. Daar was geen sprake van 'n boufonds nie. Trouens, die boufonds het eers regtig tot stand gekom nadat die gebou voltooi is!

Die ou pastorie is verkoop vir 'n bedrag van R35,000.

Die kerkraad het verder by die Raad van Finansies 'n boulening van R110,000 verkry, wat dit vir ons moontlik gemaak het om dadelik met die werk te begin.

Ten spyte van 'n swak oesjaar, kan ons nou, 3 maande nadat die huis voltooi is, 'n projeksie maak dat ons aan die einde van 1982 reeds ongeveer R60,000 op die boukoste afbetaal sal hê. Dit is met groot dankbaarheid, maar ook met 'n mate van trots, dat ons in hierdie blad kan berig oor die offervaardigheid van ons lidmate.

INWYDING VAN DIE PASTORIE

Die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Roedtan, wat in 1961 gestig is, was vanjaar, in 1982, 21 jaar oud. Dit was met groot vreugde dat ons die mondigwording van die gemeente kon laat saamval met die inwyding van die nuwe pastorie. Tot groot blydskap van die gemeente het prof. J. P. Oberholzer, voorsitter van die Algemene Kerkvergadering, ingewillig om ten spyte van 'n ongelooflike druk werksprogram te kom deel in ons feesvieringe oor die naweek van 21 en 22 Augustus. Die program van die verrigtinge was soos volg:

# Saterdag 21 Augustus 1982

10 VM.

| | |
|---|---|
| Ds. P. van Staden - | Verwelkoming |
| Oudl. M. J. Vermaak - | Namens Die Gemeente |
| Oud. Sen. J. C. Van Rooyen - | Namens Die Boukommissie |
| Prof. J. P. Oberholzer - | Namens Die Algemene Kommissie |

ETE:

Braaivleis by die Nuwe Pastorie



BOUKOMMISSIE

Voor: v.l.n.r. Mevr. L. Meyer, M. de Beer, S. van Staden en A. Niemann

Agter: v.l.n.r. Mnr. J. J. P. Meyer, A. S. de Beer, J. C. van Rooyen, ds. P. Van Staden en W. J. Jacobs

Afwesig: Mnr. R. T. S. Niemann

# Sondag 22 Augustus 1982

9 VM: - Nagmaal - Prof. J. P. Oberholzer

TEE: - By die Nuwe Pastorie

11 VM. - Danksegging - Ds. A. N. J. D. Alberts

In sy rede het prof. Oberholzer op 'n uiters interessante wyse die geskiedenis van die gemeente geskets, soos hy dit afgelees het uit die informasie in die Almanak oor die afgelope 21 jaar. Hy het ook gemeld dat Roedtan die kleinste Hervormde gemeente in die land is wat sy eie predikant het.

Prof. Oberholzer het verder oor die huidige posisie van die Hervormde Kerk in die wêreld gepraat, met spesifieke verwysing na die aanvalle teen die Kerk se siening van homself as volkskerk. Die Hervormde Kerk het homself nog altyd beskou as kerk vir die Afrikanervolk. Dit beteken nie dat die Kerk aan die Afrikaner behoort nie, maar dat die Kerk onder die Afrikanervolk werk, en aan hierdie volk inheems geword het. Die Kerk bewaar egter steeds 'n kritiese afstand, en verkondig die Evangelie van Jesus Christus in al sy konsekwensies aan hierdie volk. Daarom moet die Kerk maar rustig sy gang gaan, sy beginsels handhaaf, en die see van wêreldkritiek oor hom heen laat spoel.

Prof. Oberholzer het ook die groete en gelukwense van die Kommissie van die algemene Kerkvergadering oorgedra aan die gemeente.

So het ons gemeente dan mondig geword, en kan ons met groot dankbaarheid dink aan al die weldade wat die Here aan ons bewys het oor die afgelope 21 jaar.



EREGASTE EN KERKRAAD TYDENS 21STE VERJAARSDAG-VIERING

Voor: Ds. P. van Staden, Prof. J. P. Oberholzer, Ds. Alberts
2de ry: W. J. Jacobs, H. F. Oberholzer, L. A. van Rooyen, R. T. S. Niemann, M. J. Liebenberg.
3de ry: M. J. Vermaak, A. Vogel, P. J. van Nieuwenhuizen, J. F. J. la Grange, S. van Heerden
4de ry: A. J. Roodt, P. de Beer, P. J. J. van Rensburg, N. J. Prinsloo, J. J. Vermaak, A. J. M. Jacobs
Inlas: H. Groenewald en D. Roux



*Prof. J.P. Oberholzer*



KERKRAAD BY 10DE VERJAARSDAG

Voor: J. J. Brits, P. P. Prinsloo, J. C. de Beer, Ds. A. Alberts, M. J. Vermaak, H. F. Oberholzer, J. F. C. Kern
Middel: C. G. Albertyn, F. D. van Niekerk, W. A. van Rooyen, F. J. Prinsloo, L. A. van Rooyen, H. P. F. Kern
Agter: G. P. Jacobs, J. J. P. Meyer, W. H. Smit

# WERKSAAMHEDE VAN DIE N.H.S.V.-ROEDTAN VANAF 22 OKTOBER 1961 TOT 22 OKTOBER 1982

"Wees 'n seën", is die leuse van die N.H.S.V.: mede barmhartigheidsdiensorgaan van die Ned. Herv. Kerk van Afrika, . . . wie se dade vir kinders betekenis het. . . en duidelik is vir volwassenes.

Nou dat ons mondigwording stil-stil agter die rug is en ons die volwaardige volwassenheid bereik het, . . . weet ons dat die N.H.S.V. Roedtan altyd jonk sal bly . . . vanweë die nuwe kragte wat voortdurend bykom, wat ons ook altyd hartlik verwelkom in ons midde. Maar nooit sal die N.H.S.V. Roedtan dieselfde betekenis hê vir diegene wat later bygekom het as vir die wat dit in die lewe geroep het nie. . . ná 21 jaar knaag die tand van die tyd al merkbaar aan hulle en baie het reeds weggegaan.

Eenvoudig was die stigtingsvergadering net na die ere-diens op 22 Okt. 1961 in die ou skoolsaaltjie van Bysonderheid Laerskool. (Die Roedtan gemeente het so pas selfstandig geword.) Dit is waargeneem deur die beminde Mev. Lima Coetzee, vrou van Ds. G. C. Coetzee van Potgietersrus, vergesel van Mev. S. Prinsloo en M. van Tonder.

Die eerste dagbestuur:

| | |
|---|---|
| Voorsitster | Mev. Sannie Jacobs (Destyds nog só toelaatbaar) |
| Vise Voorsitster: | Mev. Hettie Oberholzer |
| Sekretaresse: | Mev. Toksie Prinsloo |
| Vise-Sekretaresse: | Mev. Magriet Prinsloo |
| Tesouriere: | Mev. Driekie van Niekerk |

Met baie groot agting word die volgende Stigterslede wat teenwoordig was, genoem;
Mevvs.: Kotie Benade, Catherina Britz, Martie Coetzee, Toekie de Beer, Marie Deysel, Catrina Engelbrecht, Bettie Jacobs, Maria Kern, Miemie Koekemoer, Tinie Luus, Chrissie Minnaar, Anna Prinsloo, Emma Niemann, Willie Prinsloo, Annie Roux, Kotie Smit, Anna Taljaardt, Pattie van Rensburg (later Gloy), Martha van Rensburg, Sannie van Heerden, Kiet van Coller en Cathrina Verryne.

Minder eenvoudig was dit om op hoogte te kom van wat die N.H.S.V. behels. Alhoewel van die Konsulentsvroue soos Mev. Dreyer en Predikantsvroue soos mevv. Bezuidenhout, Alberts en Van Staden ons voorgegaan het, het Mev. Coetzee besluit om slegs op uitnodiging die vergaderings te lei. Vergaderings is aanvanklik gehou by Mev. Oberholzer aan huis en soms in die skoolsaaltjie totdat die Kerkgebou voltooi is. Aanvanklik is ons rou Bestuurslede aan die diep kant ingegooi. Hoofbestuur stel sy eise: o.a. 'n geskrewe ledelys moes jaarliks ingedien word en baie vroue lidmate wou hier niks van weet nie; Notules moes noukeurig en volledig en korrek volgens Hoofbestuur-standaard gehou word. Van fondse wat ingesamel is, moes baie streng, korrek en verantwoordelik verantwoording gedoen word en dit was eers in 1980 en 1981 dat ons Bestuurslede dit 100% korrek gedoen het.

Dan kom ons nog by Volkswelsyn: ons moes aan

S.A.P. 21 (b).

No.........................................

SUID-AFRIKAANSE POLISIE.  SOUTH AFRICAN POLICE.

Die S.A.Polisie Kompanie,
Rhodesië,
2/12/67.

Posbus
P.O. Box

Die Nederduitshervormde Susters,
ROEDTAN.

Geagte Susters,

Namens myself en my manne hier in Rhodesië, wil ek u van ganse harte bedank vir die geskenk wat u ons gestuur het.

Die geleentheid het my baie herhinner aan Kersfees toe ek self nog 'n kind was- daar was dieselfde atmosfeer van verrassing en opwinding toe die kêrels hulle pakkies ontvang.

Mens word soms moeg en ongeduldig hier in die bos, en dan wonder mens maar waarvoor jy eintlik hier is. Die gebaar was dan vir ons 'n groot riem onder die hart, en maak vir ons altans alles die moeite werd.

Ons wens U 'n geseënde Kersfees en 'n voorspoedige nuwe jaar toe.

Die Uwe,

Majoor.
Kompaniebevelvoerder: S.A.Polisie Kompanie: Rhodesië.
(P.L.Borman).

sekere standaarde voldoen om te registreer en die destydse W.O. nommer bekom voordat ons enigsins fondse vir liefdadigheid kon insamel. . . hiervoor was ook die onbeminde ledelys nodig.

So het ons geleer dat dienswerk nie 'n momentele demonstratiewe opflikkering van toegeneentheid jeens medemense is nie, maar 'n bewoëndheid wat spruit uit die gehoorsame beluistering van Sy gebod dat ons God sal liefhê bo alle dinge en ons naaste soos onsself. Vir hierdie dienslewering word nie uitverkorenes benoem of verkies nie - elke gelowige - hetsy met die een of die tien talente word hiertoe begenadig, want leer die Skrif ons nie dat die krag van God in swakheid volbring word nie?

Deur die jare het ons geleer van die breër Barmhartigheidsdiens . . wat met een woord jou asem laat wegslaan van wat ons Kerk alles in Sy naam vermag en waaraan al die takke oor die R.S.A., S.W.A. en Rhodesië 'n gemeenskaplike deel het soos bv. Die Monument Tehuise vir Bejaardes, Die Ons Tuis groep, Emily Hobhouse, Kinderhuise, Trans Oranje Skool vir Dowes en groep, beurse vir ons kinders vir verdere studies. . . ons het ook geleer van die Maatskaplike Werkkomitee en die Jeugkomitee wat alreeds 'n konferensie oor seksualiteit en die huwelik aangebied en waarby Roedtan verteenwoordig was. Ons het ook kennis gemaak met die Ondersteuningsraad, (ons Welsynsorganisasie) en ons amptelike maandblad . . Die Christelike Vrou.

Hiervoor het die N.H.S.V. Roedtan oor die 21 jaar plus minus R5000 bygedra. . . behalwe uitbetalings aan instansies buite die Hervormde Kerk soos bv. Connie Mulder Tehuis, Seemans fonds en ander wat ons goedgesind is. Die grootste bedrag aan ons Kerk se instansies is volgens die N.H.S.V. Jaarblad in 1977 aan Hoofbestuur oorbetaal, nl. R909.00 en die kleinste bedrag in 1972 nl. R15.00.

Ons was bevoorreg om aan ons Kerkraad die volgende bydrae oor te betaal. . . om te gebruik soos hulle goed dink: 1966 - R500; 1967 - R1000 (hierdie bydrae het die Kerkraad gesê was vir hulle van groot waarde); 1968 - R600; 1969 - R200; 1970 - R250; 1971 - R450; 1972 - R500; 1973 - R300; 1974 - R400; 1977 - R1000 en 1980 - R500.

Iets wat spesiale vermelding verdien is die aankoop van die orrel, in seker die moeilikste jare wat die Noorde nog beleef het. Bedrae is as volg aan die S.A. Orrelbouers uitbetaal: 1 Mei 1966 - R1333; 14 Sept. 1966 - R1333; 4 Des. 1966 - R1134 en 27 Jan 1967 die laaste R200 . . . in minder as 'n jaar!



Orrel geskenk deur N.H.S.V

Nog 'n grootse poging was toe Mev. Isabel Smit op 15 Sept. 1976 'n voorstel ingedien het wat deur die vergadering aan die Kerkraad voorgelê is om 'n verversingslokaal by die kerk op te rig. Terwyl daaroor bespiegel is en die saadjie dat ons nou te veel handjies oormekaar sit, geplant is, het menige stil glimlaggie om mooi vrouemondjies gespeel oor

N.H.S.V. - 1971

Voor: Mevv. M. Coetzee, T. de Beer, D. van Niekerk, C. M. Alberts, T. Prinsloo, A. Basson, S. Botha.
Middel: Mevv. A. Roux, C. Brits, I. Smit, H. Kern, G. Prinsloo, M. Kern.
Agter: Mevv. H. Oberholzer, A. v.d. Bergh, C. Vermaak, W. Prinsloo, H. Albertyn



verontwaardiging oor die "Keffie" e.a. benamings, maar met die genade kon ons saam met ons Pastorie ook ons gemeentesentrum inwy en almal was so gelukkig.

U sal vra waar kom die gelde vandaan? Fondsinsameling was oor die jare deurgaans baie interessant en geweldig opwindend. Hier val die hoogste lof seker vir die Immerpan-vendusies, die diens aan ons boere wat net deur daardie wyk se dames behartig is tot 1974. . . toe dames van ander wyke georganiseerd begin help het. Vendusies wat deur die 21 jaar versorg is sluit in: Transvaal Lewende Hawe, P. J. du Plessis, Ochse, S.V.M. en dit is dit. Verder was die moremarkte net so vindingryk.. . groot koeke . . boeta hulle vlieg. . koronêre trombose totaal vergete! Koevertinsameling soos koeverte vir boufonds; koeverte vir orrelfonds. Teeskink met geleenthede soos N.T.K. vergaderings e.a.; Rommelverkope; Brei en Bak- marathon, babaskou, fotokompetisie, asook 'n Sustersbasaar in 1964 en 'n Klokbasaar in 1966. Dan is daar nog wyksinsameling en vrywillige bydraes en die eerste koeksistersbakkery op 22 Junie 1977 begin deur Mevv. L. Potgieter, J. Riekert en Isabel Smit. Feestelik is op 1 Sept, 1978 'n spesiale karnavalagtige môremark gehou waar ruikers vir die hele gemeenskap wat ondersteun het gratis aangesteek is. Onlangs is daar ook 'n kunsuitstalling gereël.

Onthale is versorg vir jaarlikse gemeentebyeenkomste; onthale vir Bejaardes; afsluitingsfunksies, Ringsittings, Skoolverlaterskamp by die voëlpark; 10 jarige bestaanfunksie; inwydingsfunksie; afskeidsfunksie; ontvangsonthale ens.

Op 15 Sept. 1976 is op aanbeveling van ouderling Gert Jacobs deur die vergadering besluit om tee by nagmaaldienste, asook tee en toebroodjies met begrafnisse te bedien. Besonder baie is deur die N.H.S.V. gedoen vir die Piet Potgieter Monument Tehuis van ons Kerk. Sedert 1975 word daar gereeld besoek gebring; die Bestuurs en Breë vergaderings word gereeld bygewoon en lede van Roedtan dien as Vise-voorsitster op die Dagbestuur en as Voorsitter van die Eiendomme-komitee. Groot bedrae is reeds deur Roedtan geskenk. Bv. 4 Junie 1975 - R918 en 18 Aug. 1977 - R1892 ens.

Ons tak het ook twee keer die Oumense by Rondalia onthaal. Op 15 Sept. 1976 het Mev. Z. de Beer en Mev. L. Meyer hulle met pap en vleis op Mev. Z. de Beer se plaas onthaal en op 2 Feb. 1977 vir 'n uitstappie na die Museum geneem en hulle met koek en tee trakteer.

Op 9 Sept. 1975 begin die S.A. Noodhulpliga, onder beskerming van die N.H.S.V. met Noodhulpklasse en eksamen. Terloops, hierdie begin het daartoe gelei dat Roedtan se S.A.N.L. tak in 1981 by 'n landswye Lektorskursus by R.A.U. genoem is as die wakkerste tak landwyd. Die spreekster was Martie Visser.

Vanaf 2 Mei 1974 word geskenkpakkies jaarliks vir ons manne op die grens gestuur, asook 'n jaarlikse bydrae vir die Suiderkruis-fonds. Op 22 Junie 1977, op voorstel van Mev. Mary Hasse, word daar balaclawas vir die manne op die grens gebrei. Op 30 Jan. 1974 besluit die vergadering na 'n voorstel van Mev. Hettie Oberholzer om 'n bedrag van R300 steeds gereed te hou wat ter enige tyd beskikbaar sal wees indien die Burgerlike Beskerming dit benodig. Die N.H.S.V. voorrade sal ook in noodsituasies beskikbaar wees.

Siekebesoek is sedert 1961 gedoen. Soms is 'n ruiker gestuur, soms 'n plant of 'n kaartjie. Verjaarsdae en dae wat vir mense groot vreugde bring, is ook op sonderlinge wyses onthou. Daar word ook gereël vir een ete per maand vir Ds. en Mev. van Staden by iemand in die gemeente.



**Mev. Prinsloo**

Die mense wat deur die jare vir ons kinders Sondagskool gee en help met die Belydenis van Geloof se voorligting word steeds hoog geag en op velerwyses erken. Só is vir inspirasie gesorg: Om die gees bietjie op te beur, om kleur te gee aan ons werk. 23 Okt. 1976 - 'n Praatjie oor Toneelkuns, 11 Feb. 1971 - Skyfiesvertoning deur Oom Stoffel en tant Toekie de Beer. 1973 - Bybelstudie - Ds. Alberts, 19 April 1973 - praatjie deur Mnr. Dieperink, kurator van die Arend Dieperink Museum op Potgietersrus, 8 Nov. 1973 - praatjie deur Kol. Crafford van die S.A. Polisie op Nylstroom. Dit gaan oor beveiliging na 'n reeks aanrandings en 'n moord in Roedtan omgewing. Hy vra ook dat ons dink aan Noodhulpklasse en 'n Bloedskenkingskliniek, wat later vanuit die N.H.S.V. gereël is, 7 Aug. 1974 - Mnr. Tienie Vermaak praat oor Burgerlike Beskerming, 28 Sept. 1978 - Bybelstudie - Ds. Alberts, 7 Julie 1976 - Ds. Nel van Groblersdal praat oor die huwelik, 5 Okt. 1980 - Ds. van Staden praat oor die lewe van die gelowige, 29 Okt. 1981 - Dr. Strydom praat oor die kinders van die Kliniekskool, 7 Mei 1981 - N.H.S.V. neem deel aan Republiekfees, 24 Junie 1982 - Mev. Hester du Plooy praat oor kommunikasie in die huwelik.

Sangoefening is tydens die verskyning van die nuwe



**N.H.S.V. - 1982**

**Voor: Mevv. S. van Rooyen, M. v. Rooyen, G. v. Nieuwenhuizen, M. Vogel, S. Peacock**
**2de ry: M. Jansen, H. Oberholzer, M. v. Rooyen, K. v. Rooyen, Z. de Beer, A. Niemann**
**3de ry: D. van Rooyen, L. Meyer, S. Meyer, A. van Staden, M. la Grange,**
**4de ry: A. van Rooyen, T. Prinsloo,**
**N. van Rooyen, S. van Staden, S. Vermaak, M. Hasse, M. Groenewald, E. van Rooyen, A. Pretorius, D. Lombard**

Psalms en Gesange elke 2de Woensdag gehou, ná en vóór die eredienste.

Items wat die N.H.S.V. deur die jare gefinansier het: Stukkende lig van Kerktoring, Nagmaalstafeldoeke, Vaatjiekamer as speelplek van Kleuters tydens dienste en vergaderings, reëlings by trappies, hekke oopgestel en bome aangeplant, staalkassies vir kombuis, herstel van huis en kombuiskaste, Nagmaalservette, herstel van kombuis en toilette, gordyne van pastorie en aankoop van eetgerei.

'n Onderwerp wat ook vele saggies laat lag het, was die geskarrel om 'n tyd vir vergaderings te kry wat almal pas. Dit was vir ongeveer 10 jaar na stigting pal op die agenda en tot vervelens toe bespreek, totdat op 24 Jan. 1969 die vergaderings moet wissel, sommige moet soggens en ander saans gehou word. Op 5 Feb. 1971 word besluit op 8 vergaderings per jaar en sederdien is een en almal gelukkig.

N.H.S.V. Bestuur van 1982:

| | |
|---|---|
| Voorsitster: | Mev. Selna van Staden |
| Vise-voorsitster: | Mev. Toksie Prinsloo |
| Sekretaresse: | Mev. Roline van Rooyen |
| Vise-sekretaresse: | Mev. Annetjie van Staden |
| Tesouriere: | Mev. Anne-Marie Niemann |
| Vise-tesouriere: | Mev. Mary Hasse |
| Addisionele lede: | Mev. Trix Vogel en Mev. Frankie Roodt. |

| WYK | SAMEROEPSTER | HULP-SAMEROEPSTER |
|---|---|---|
| Roedtan Wyk 1 | Marietjie Groenewald | Gerda de Beer |
| Roedtan wyk 2 | Hettie Oberholzer | Betta v.Schalkwyk |
| Roedtan wyk 3 | Trix Vogel | Siena Vermaak |
| Roedtan wyk 4 | Elsie v. Rooyen | Lettie Roux |
| Roedtan wyk 5 | Marietjie Liebenberg | Alta Jacobs |
| Vlakte wyk 1 | Zwantjie de Beer | Lecia Meyer |
| Vlakte wyk 2 | Amanda v. Rooyen | Erndiena Peacock |
| Vlakte wyk 3 | Frankie Roodt | Babs Prinsloo |

Daarom al is dit dat ons nog baie gebreke en ellendigheid in ons vind, soos byvoorbeeld dat ons geen volkome geloof besit nie en God ook nie dien met so 'n ywer as wat ons verskuldig is nie, maar daagliks teen die swakheid van ons geloof en die bose luste van ons gees moet stry, nogtans, desnieteenstaande, omdat ons oor sulke gebreke, deur die genade van die Heilige Gees, berou het en ons van harte begeer om teen ons ongeloof te stry en volgens al die gebooie van God te lewe, daarom kan ons daarvan verseker wees dat geen sonde of swakheid wat nog teen ons wil in ons oorgebly het, kan verhinder dat God ons ook in die toekoms in genade sou aanneem nie.

En dit is dit. . . die N.H.S.V. Roedtan min of meer oor 21 jaar.

G. M. PRINSLOO

## N.H.J.V.-ROEDTAN

Op 6 Sept. 1967 is Roedtan N.H.J.V. gestig.

Die N.H.J.V. het aan vier Bybelvasvrawedstryde deelgeneem nl. teen Nylstroom, Potgietersrus, Warmbad en Naboomspruit. Drie daarvan is deur Roedtan gewen en die deelnemers het die baie interessant en leersaam gevind. My opregte dank aan die volgende lede: Chris Botha, Kobus Basson, Tommy Brits, Awie Jacobs, Ina Prinsloo, Mike Peacock, Elsa Riekert, Nelia van Rooyen, Martie Brits en Anje Basson. Op 17 Sept. 1968 is die N.H.J.V. ontbind.

Opsommend wil ek dit graag as volg saamvat. Al die jongmense van ons gemeente is elders op kosskole nl. Potgietersrus, Naboomspruit, Groblersdal ens. of werk elders en die paar wat oorbly is so wyd verspreid dat dit baie moeilik is om vergaderings by te woon. 'n Paar van ons ongetroude lede is in tussentyd getroud en is die ongetroude lede so uitgedun dat uit húlle beswaarlik 'n bestuur saamgestel kan word. As gevolg van die langdurige droogtes sedert 1956, is daar geleidelike ontvolking op die platteland aan die gang veral onder die jeug sodat daar nie nuwe lede by kom nie. Die getroude lede het almal selfstandige boerderye met veelvuldige verpligtinge en met klein kindertjies in die meeste gevalle wat dit onmoontlik maak om ten volle by die jeugvereniging in te skakel.

Hoe jammer dit ookal is dat ons nie ons N.H.J.V. as gevolg van bogenoemde staande kon hou nie, is dit tog opmerksaam en betekenisvol dat die jong mense van heinde en ver Sondae saam met hul ouers, volgens ou boeregewoonte die kerk besoek.

My opregte dank aan al die deelnemers en jongmense wat entoesiasme vir die werksaamhede van die N.H.J.V. aan die dag gelê het. . .en mag die dag aanbreek dat ons nie net in Julie en Desember (tydens vakansies) sal smag na die ligte afleiding wat die N.H.J.V. bied nie. . . dat die jeug van Roedtan sal besin oor hul struikelblokke en weer hul eie jeugorganisasie in die lewe sal roep om in hulle eie behoeftes te voorsien.

F. J. PRINSLOO

## ROEDTAN FINANSIES 1961 - 1982

Hoewel finansies in die kerklike- en gemeentelewe nie oor-beklemtoon moet word nie, bied 'n oorsig van die finansies van hierdie gemeente 'n byna volledige beeld van die groei van die gemeente.

Dit vertel van die eerste wankelende treë van die jong gemeente. 'n Gemeente wat, van afstigting af, deeglik moes rekening hou met sy verantwoordelikheid. Dit vertel verder van die begeertes en aspirasies van die gemeente: om 'n eie kerkgebou te hê, om voorsiening te maak vir die gereelde bediening van Woord en Sakrament.

Die heel eerste inkomste van die gemeente was R5,00. Ds. G. C. Coetzee, destyds eerste konsulent van die gemeente, het namens die kerkraad op 28 Junie 1961 die nodige bankrekening ge-open en die bedrag gedeponeer.

Reeds op 19 Augustus van dieselfde jaar, toe die gemeente amper 2 maande oud was, word die eerste Finansiële Kommissie gekies:

| | |
|---|---|
| L. A. van Rooyen (Oom Arrie) | J. H. van Rooyen |
| J. C. de Beer | M. J. Vermaak Skriba/Kassier |

W. J. J. Kok

1982 se Finansiële Kommissie is soos volg:

| | |
|---|---|
| Voorsitter: | H.F. Oberholzer |
| Sekretaris: | H.J. van Rooyen |
| Kassier: | A. Vogel |
| Skriba: | M.J. Vermaak |
| | J.J.J. v. Rensburg |
| | A. S. de Beer |
| | L. A. van Rooyen |
| | Ds. P. van Staden |

Die inkomste van die gemeente het oor die afgelope 21 jaar soos volg gewissel:

| | | | |
|---|---|---|---|
| 1961 | R14,097.00 | 1971 | R8,807.90 |
| 1962 | 3,310.00 | 1972 | 8,066.24 |
| 1963 | 6,611.00 | 1973 | 9,234.86 |
| 1964 | 3,923.00 | 1974 | 12,896.37 |
| 1965 | 11,747.00 | 1975 | 16,706.57 |
| 1966 | 11,589.00 | 1976 | 22,564.08 |
| 1967 | 12,683.00 | 1977 | 20,122.07 |
| 1968 | 11,570.00 | 1978 | 28,926.00 |
| 1969 | 8,946.00 | 1979 | 21,262.19 |
| 1970 | 8,235.00 | 1980 | 46,129.40 |
| | | 1981 | 59,978.99 |
| | | 1982 | 65,982.61 |

Die uitgawe van die gemeente het gestyg van 'n geringe R344.00 in 1961 tot R10,915.00 in 1970 tot R26,570.00 in 1982. (Eiendomsrekening uitgesluit)

Met die finansiële bydraes van die lidmate, kon die kerkraad gestalte gee aan die begeerte van die gemeente om 'n eie kerkgebou en pastorie te hê, die voorreg van gereelde verkondiging van die Evangelie van Jesus Christus en bediening van die Sakramente te geniet. Die kerkraad kan ook verder sy verantwoordelikheid teenoor die Kerk en Rings- en Sinodaleverband nakom.

Die kerkraad wil graag hulle dank en waardering uitspreek teenoor die lidmate wat nie net aspirasies gekoester het en opdragte gegee het nie, maar ook hulle verantwoordelikheid geken het en hulle bydrae gegee het.

Oor alles, bo die versigtigheid van die kerkraad, die offerbereidheid van die gemeente, skyn die genadige voorsiening van ons Hemelse Vader. Aan hom ons lof en nederige dank.

A. VOGEL EN M. J. VERMAAK

# DIE KATEGESE

Kort na die afstigting van die gemeente het die kategese reeds aandag geniet. Behalwe vir die belydenis katkisasie wat deur ouderling H.F. Oberholzer hanteer is, kon die kategese nie op dreef kom nie.

Na 'n dringende oproep deur Ds. W. J. Bezuidenhout in Januarie 1965, begin die katkisasie klasse met 26 kinders onder leiding van Catrien Vermaak.

Een van die groot probleme was om personeel te kry om die klasse waar te neem. Aanvanklik was dit net Catrien. In 1968 het Ans Bellingan en later Elsie du Toit en vir kort tydjies daarna andere bygekom.

Probleme ten spyte het die kategese nooit moed verloor nie. Hiervan getuig puik prestasies met die Bybelkennis eksamens. Met die kerkbou het die „Sondagskool" 'n resepteboek saamgestel en verkoop. Uit die fondse kon die doop-vont geskenk word.

Deur die jare het die ervaring geleer dat die personeel moet getuig en in die uitvoering van die opdrag nie moet omkyk nie. Die Here wek deur Sy Gees die geloof. Die getuienistaak vra nie menslike vindingrykheid en menslike insig nie maar gehoorsaamheid en geloof in Hom wat die opdrag gegee het.

Hierdie aspek van kerkwerk is seker van die



**KATEGESE EN N.H.J.V. PERSONEEL 1971**

**Voor: F. J. Prinsloo, C. Vermaak, H. F. Oberholzer**

**Agter: Ds. A.N.J.D. Alberts**

aangenaamste wat 'n lidmaat kan doen en dit is 'n persoonlike belewenis wanneer die jong lidmaat bely - EK GLO. Sedert die stigting tot 1981 het 154 katkisante só bely.

CATRIEN VERMAAK

GESANG 211 VERS 2 -

*Lei U self u kerk se lede*
*om vrymoedig te getuig.*
*Luister na u volk se bede*
*as ons smekend voor U buig.*
*Al ons woorde is te min-*
*tree U self tog vir ons in.*



SONDAGSKOOLLEERLINGE EN PERSONEEL - 1982

Voor: Madelein de Beer, Liezl van Rooyen, Tinus van Staden, Maritsa van Staden, Jaco Basson, Magda Basson, Trixie Vogel, Esti Roodt,
2e ry: Laurika Peacock, Suzaan van Rooyen, Belinda Viljoen, Elizabeth Ravenskroft, Paul Groenewaldt, Hardus Groenewaldt, Pieter Willemse
3e ry: Mary-Ann Frost, Chrisna van Rensburg, Rita Basson, Hermina Willemse, Erich Haase
4e ry: Ria Willemse, Johans van Rensburg, Herman Vogel, André van Rooyen, Marius Viljoen, Henry Barnard, Louis Nel, André Nel, Chris le Grange.
5e ry: Oudl. Tienie Vermaak, Marie Roux, Mev. Rita Willemse, Jan le Grange, Oudl. Flip van Rensburg, Diaken Dries Roodt,
Afwesig: Diaken Japie vermaak en mev. Siena Vermaak.



KATKISANTE FEBRUARIE 1982

Voor: Ds. P. van Staden, Poppie Mills, Christo Jooste, Boeta Smit.
Agter: Sophie van Schalkwyk, Günter Hasse, Kobus Smit.



KATKISANTE - 1976

1ste ry: H. F. Oberholzer, Ds. A. Alberts
2de ry: Mossie Venter, Ria de Beer, Lanie van Heerden, Freddie Mills
3de ry: Issie Verster, Anna Albertyn, Siena Vermaak, Gerda Smit.
4de ry: Johan Potgieter, Fritz Kern, Freddie Verster



KATKISANTE - 1975

Voor: H. Oberholzer, I. Meintjies, L. Bellingham, Ds. A. Alberts, S. Roux, L. de Beer

Middel: C. de Beer, L. Meintjies, D. Meintjies, A. Roux, C. Pretorius, A. Pretorius, F. Vermaak

Agter: F. Prinsloo, W. Jacobs, K. v. Rooyen, F. Prinsloo.



KATKISANTE - NOVEMBER 1982

Oudl. M. J. Vermaak, Mathilda Vogel, Stefna Meyer, Ds. P. van Staden, Corlia van Nieuwenhuizen, Ada de Beer, San-Marie Peacock, Hans Pretorius, Oudl. A. Vogel.



KATKISANTE - 1974

Voor: Elkie Prinsloo, Jeanette Pretorius.

Agter: H. F. Oberholzer, Chris Albertyn, Hardus de Beer, Kallie van Heerden. Ds. A. Alberts



KATKISANTE - 1066
Voor: J. Koekemoer, Ds. A. Alberts, P. Brits.
Agter: J. Smit, I. Prinsloo, P. Benade



Mariane Prinsloo aangeneem 20.2.71. Sy is tans Dr. Swanepoel en was die enigste katkisant.



KATKISANTE - 1973
Voor: Lida Smit, Gertjie Potgieter, Sophie Smit, Jaap Vermaak.
Agter: Ds. A. Alberts



# DIT IS VOLBRING

Ek het saam met die ander gekom. Om my het hul gegil en gejou - hul gesigte vertrek in sadistiese afwagting. My eie benatte gelaat en deurspoelde oë het hul nie opgemerk nie. Hul was te besig om die spot te dryf.

Ons het 'n verslae Pilatus agtergelaat. 'n Pilatus met hande nog nat van water - water wat die veroordeling van 'n onskuldige moes afwas. Sy oë was dof.

Die stil figuur voor my is moeilik bemerkbaar deur my trane. Sy kop rus op sy bors. Sy bors dein liggies op en af. Hy was dors. Hy het hul nou-nou om water gevra. Hulle het asyn in sy gesig gedruk.

Binne-in my voel dit dood - skreeuend dood. Waarom Hý, my Seun? Hy is tog onskuldig. In liefde het Hy hul genees, met vreugde het Hy hul die blye boodskap gebring. Hy was rein en sonder sonde. En nou-nou hang Hy soos die vervloekte lam aan die kruishout. Waarom. . .?

Hy het nou-net Sy kop opgelig. Met helder oë het Hy opgekyk. Sy stem het sag dog duidelik gekom - "Dit is volbring" Sy bors dein nou nie meer nie.

Langs my staan Johannes. Sy arm is beskermend en ondersteunend om my geslaan. Ek weet dat hy ook soos ek voel . . . en vra Waarom. . .?

Sy laaste woorde refrein soos 'n lied deur die gange van my hart. "Dit is volbring. . .volbring". Sou Hy daarmee die einde van Sy smartvolle kruisweg en lewe op aarde aankondig en vir my die begin van 'n lewe sonder Hom? Met onbegrip en 'n hartseer onbegryplik staar ek voor my uit. Dit is koud en donker.

Maar vandag, Maria, vrou van smarte, verstaan jy vandag die boodskap van Sy woorde? Verstaan jy dit as jy dit lees in 'n klein kerkie elke Sondag op die preekstoel? Verstaan jy nou dat dit nie 'n boodskap van smart is nie, maar 'n boodskap van vreugde wat gebring word aan elke gelowige wat in Hom glo. As jy weer aan Sy woorde dink, - "Dit is volbring", voel jy ook die geluk wat in jou are opbruis en hef jy dan ook 'n danklied aan tot eer van God?

STEFNA MEYER

---

# BYDRAES DEUR ORRELISTE - MEV. L. MEYER

Daar is verskillende soorte orreliste. Die een, hoogs gekwalifiseers, met 'n uitstaande tegniek. Gewoonlik speel hierdie persone met groot oorgawe op groot orrels vir groot gemeentes. Dan is daar die orreliste wat nie akademies so hoogs gekwalifiseerd is nie, maar wat al sy/haar emosie met behulp van die orrel kan belewe en weergee. Hierdie persone rig gewoonlik 'n koor af en reël 'n uitvoering deur die kerk omdat dit net sommer lekker is. En dan is daar die orreliste wat ongekwalifiseerd, sonder enige kennis van 'n orrel, die begeleiding móet waarneem omdat daar niemand anders in die gewoonlik klein plattelandse gemeente is nie.

Hulle doen dit miskien uit dankbaarheid teenoor Hom vir die bietjie wat Hy aan hulle gegee het en dat Hy dit tog genoeg ag om ook vir Hom diensbaar te kan wees.

Waar ons ook 'n klein gemeente met gewone mense

is, hoop ek dat ons ook ons sang in die kerk tot eer van die Here sal laat geskied, ongeag van hoe bekwaam die orreliste is. Dat dit ook elke persoon se persoonlike gelukkigheid en dankbaarheid sal weergee hoe hartlik hy sing tot eer van sy Skepper.

*MEV. L. MEYER*

*Ons dank aan ons orreliste onder wie se begeleiding die nuwe Psalms en Gesange, wat op 29 Oktober 1978 verskyn het, by ons byval gevind het en dit begin geniet het namate ons met die hulp van Mev. G. van Nieuwenhuizen dit meer en meer bemeester het om voor God ons lof en dank en aanbidding uit te sing. Ook die besonderse vertolking van Serse (met die vermaarde Largo van Händel) wat af en toe gespeel word en wat vir baie van ons 'n besonderse betekenis het.*

*REDAKSIE*

*Van pas vir menige Tesouriere is seker die volgende gediggie, getitel:*

**DIE DILEMMA VAN DIE WERKENDE SUSTERS.**
**Opgedra aan Mej. Anna Venter**

Is dit Welsyn of Gewone,
Iemand trap op jou tone:
Die Kerkraad sê: "Gee!"
Konstitusie sê: "Nee!"
Nig Anna waarheen met: babaskou se gelde?
Die lyste wat wegraak of bedrae wat ons deurskraap
Waar is die sente? Waar skryf ek die rente?
Nig Anna, jy praat in my slaap.
Maar dat jy daar is, is goed om te onthou -
Dit keer ons 'n bietjie om nie te berou.
Want sê nou jou prekie het ook vir ons 'n stekie -
Nig Anna ons is lief, maar bang vir jou!

# OM OUDERLING TE WEES IN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK

Ja dit is nie so maklik nie, die Kerk kan soms genadeloos op sy predikant en kerkraadslede wees. Toe ek in 1957 ouderling geword het, het ek maar bra min geweet van wat in die Kerk aangaan, met al sy doen en late.

As jy nie 'n paar Ringsittings bygewoon het nie en onder Ringsvisitasies deurgeloop het nie, weet jy nie wat in jou Kerk aangaan nie. By die eerste Ringsitting wat ek bygewoon het, het ek so geskrik dat ek by die daaropvolgende kerkraadsvergadering voorgestel het dat die Traktement van die predikant verdubbel moet word, wat toe ook aangeneem is.

My eerste voorlees was op 'n Kersfeesmôre erediens. Dit was Psalm 33 vers 1. Met droë lippe het ek die Wet en Belydenis voorgelees. Darem nie soos een ouderling wat gelees het: "Ek is die Here wat julle uit Engeland uitgelei het" nie, of soos 'n ander die Belydenis van Geloof voorgelees het nie: "en Hy hel ter aarde neer!"

My wyk het uit 26 huisgesinne bestaan. Ja ek onthou hulle nog almal. Wie onthou nie die Biermans, die Baurians, die Tredouxs nie. Gewone boereseuns. Van almal is hier nog net twee oor. Die wyk is nou in vyf verdeel wat ek van 1958 tot 1964 behartig het. Die wyk was uitgestrek. Na die weste was dit 25 km. en oos van my 10 km. Dit het twee dae gekos van 8 vm. tot 9 nm. Met die in en uit-ry dan het jy sowat 200km. gery, en as dit goedgegaan het, doen jy 13 huisgesinne indien jy so 'n driekwartier by een vertoef.

Ek was 22 jaar katkisasiemeester, sonder 'n predikant. Hy sien hulle vir die eerste maal die dag wanneer hulle aangeneem word. Ek het briljantes onder hulle gehad, soos Elsa Riekert, Nelia Jacobs, Mariane Prinsloo, Heystek van Rooyen en so meer.

So in 1964 rond moes ons begin kerk bou. O wee my. Ek het al twee kerke help betaal, een nuut begin en voltooi. Ja, sê iemand, hierdie geslag is in die wieg gelê om kerk te bou. Nou maar inspring en help, aanmoedig en motiveer.

In die begin jare was daar nog heelwat hekke. Die konsertinas en die bekslaners. Ek kom ook toe by so 'n affêre met 'n modderpoel weerskante van die hek. Wat nou gemaak? Maar af en oop maak. Ja daar is 'n droërige kol, toe ek daar kom, sak ek tot oor die enkels in die drilsel. Moet nooit praat hoe lyk my blink swart gepoetste skoene nie! (Destyds was dit nog baadjie en das, nie soos nou met safaripakke met vellies nie) Met 'n ou lap het ek darem die ergste modder afgevee en kom ek by daardie huisgesin wat maar weinig by die kerk kom. Daar begin die vrou en seun - hulle sien nooit 'n predikant of kerkraad nie. By die vorige plek het hulle die predikant en kerkraad so en so op hulle plek gesit. So vaar hulle uit - tot ek daar ewe kwaad weg is.

Toe ek daar weg is, was ek vas van voornemens - nou reguit huistoe en my bedanking gaan indien, ek het nou genoeg opgevreet. Toe bedink ek myself. Nou wil jy soos 'n dikbek Arabier in jou tent gaan sit en wegkruip. Hoe lekker sal daardie javel nie kry nie as hy dit noor nie. Hý het my op my plek gesit! Jy wat jou beroem dat jy van vaderskant van Trichardsfontein se spul is wat nie wou verenig nie en van moederskant Witfontein se Hervormers is. Ek was al met grotes van die Kerk deurmekaar: Dr. Fourie het jou gedoop, Prof. Rautenbach was 'n ruk jou predikant, jy het belydenis van Geloof by Prof. E. Mulder afgelê, Paulus se reise so goed geken en ken nie Abram se broer se naam nie. Dink aan jou eie predikant wat daar van die roeswater, duskant die Palala moet kom vir huisbesoek, dwarsdeur die stinkswart turf, oor die Kêraabult, al met die Aslaagte af tot by die graniet-rantjies, duskant Olifantsrivier - dan kla jy. Dink aan die goeie mense - die weduwee, toe ons kollekteer vir 'n basaar wat gesê het, daars die beeste, soek een uit. Daardie vent sal lankal uit jou wyk wees, dan is die getroues nog hier. Met dié selfondersoek het ek verder huisbesoek gedoen sonder verdere voorvalle.

Nou weet ek nie of dit reg is om so lank onafgebroke aan te bly as ouderling nie. Dan dink jy aan die Dirkies van Schalkwyks en die Wolmaranse. Waar sou die Kerk dalk gewees het as sulkes nie daar was nie, of dat jy nie al die jare ondervinding gehad het nie.

Was dit nou alles die moeite werd, wat kry jy hieruit - Krediet: 3 van die sekte en 1 Roomskatoliek het oorgekom.
Debiet: 2 het oorgegaan na die sekte.
Dan troos ek my maar uit die ou Gesang 51:3

"My verwagting sal nie wyk nie, of beswyk nie, op 'n rots staan ek gegrond:
Ek is in my Heer ten lewe ongeskrewe,
na sy woord en heilsverbond."

H.F. OBERHOLZER.



Wyle P. P. Prinsloo en M. A. Prinsloo

## PAUL EN MAGRIET PRINSLOO

Twee humoristiese en baie bekende lidmate in die gemeente was Paul en Magriet Prinsloo. Tydens die dienste in die skoolsaaltjie destyds, moes ons baie Sondae sonder begeleiding klaarkom. Dan moes een van ons maar insit. Dan het dit somaar uit die bloute gekom: "Sal Magriet vir ons insit, asseblief?"

So was dit dan ook een Sondag toe 'n proponent, Adam Willemse, kom diens hou het. Soos Paul maar was, vra hy toe vir hom of hy kan sing. Sy antwoord was toe: "Nee, Oom Paul." "Nou ja," sê Oom Paul toe, "dan moet jy net die "Vuil Psalms" laat sing, wat ons uit ons kop ken!"

Dan was daar ook die keer toe Paul 'n leesdiens moes lei. Na 'n week se gesoek na 'n geskikte preek in elke denkbare boek wat 'n preek bevat, kry hy toe uiteindelik een in die Christelike Vrou.

Die diens het seker net 'n halfuur geduur! want sy broek het maar baie gebewe.

Agterna wou Emma Niemann van hom weet hoe dit toe gegaan het. Sy antwoord was toe: "Jong, toe ek so preek, sien ek net almal het hulle sakdoeke uit en voor die oë. Of hulle gelag of gehuil het, weet ek nie, maar ek moes net keer, want almal wou my net beroep as predikant vir Roedtan".

## STAALTJIES

By die inwyding van die kerk, het mnr. Willem Mathlener, 'n orreluitvoering gelewer. Agterna het 'n lidmaat op humoristiese wyse gesê dat hy eers gedink het dit is die Roosterkoek setees, nee, dis Suikerbossie, nee, ook nie dit nie. Ag, wat weet onse mense nou ook van die hoge musiek af?

★★★★

Die diaken kom by 'n huis en net die tannie is daar. Hy sê toe wat hy kom soek. Die tannie sê toe: "Reg nefie, vat daardie geelkuifkophennetjie." (Dis nou vir die bydrae)

"Tannie, dis nie vir 'n basaar nie", sê die diaken.

"Almiskie, vat haar en verkoop haar, sy pla juis so in die agterdeur."

Vir vrede besluit die diaken om die hennetjie maar te vang. Hok? Nooit gesien nie. Daardie jare het hoenders party nog op ploegsterte geslaap, smôrens, Hickeryking mielies in die hoë gras gegooi om hulle besig te hou.

"Die Oom en kinders is nie hier nie Nefie, jy sal maar self moet vang." By die agterdeur uit, hier skrop so 'n stuk of ses in die klam grond waar die skottelgoedwater altyd uitgegooi word. Kuifkoppie is onder hulle. Gelukkig met die eerste duikslag het hy haar. Hy was nie verniet rugbysenter op sy dae nie.

H.F. OBERHOLZER.

★★★★

Met Ds. Dreyer as ons konsulent, het ons altyd 8 uur in die oggend diens gehad vir 'n volle jaar. Gedurende die wintermaande was dit vroeg. Ek noem dit toe een oggend aan ds. Dreyer dat daar van die gemeentelede is wat kla. Ds. Dreyer se antwoord hierop was: "As die gemeentelede kla, dan moet ons luister. Kom ons maak die diens 7.30 vm.

F. J. PRINSLOO

# ORREL AANKOPE

Ek sou my nie wil verstout om 'n artikel oor die N.H.S.V. se orrelaankope te wil skryf na die bywoning van verskillende demonstrasie en kennisname van baie vergaderings waar daar oor die keuse tussen 'n pyporrel en 'n elektroniese orrel en die aankope daarvan soos ek dit in daardie tyd as medebelastigde waargeneem het.

Die elektroniese orrel sou bietjie goedkoper gewees het maar 'n pyporrel is darem maar die klassieke instrument. . . gewyd in voorkoms en ongeëwenaard in klank. Ek en my vrou het so begeesterd geraak dat ons tot in ons vrye tyd 'n besoek gebring het aan die Orrelbouers in Pretoria. Hulle het ook 'n pyporrel sterk aanbeveel maar as Roedtan se N.H.S.V. nie so glo nie, het hulle agt elektroniese orrels gehad wat hulle aanbied

Ons het toe ook kers gaan opsteek by ons Kerk se Musiek Konserwatorium met heelwat feite en slimmighede teruggekom wat toe met die eerste vergadering aanvaar is nl. dat N.H.S.V.-Roedtan 'n pyporrel en niks anders gaan koop nie. Daar is toe drie lede gekies om die aankope te gaan finaliseer nl Tant Toekie de Beer; Tant Martie Coetzee en ekself

Die volgende dag was ons in die pad Pretoria-toe. Ek het al gewonder hoe die ryery sou plaasvind. . .omdat my vrou (ons was die ouers van vele kleintjies) nie kon saamgaan nie. Die twee dames het agter ingeklim en ek was die bestuurder. Net anderkant Warmbad het ons afgetrek en ons het so sit-sit tee geniet uit 'n fles soos die Prinsloo-gebruik. Die dames was in die verleentheid. . . so het dit altans vir my gelyk omdat hulle nie daaraan gedink het om iets te drinke te bring nie. Ek het baie belangrik gevoel, vreeslik belangrik. Later kon ek my kop in skaamte laat sak omdat ek nooit daaraan gedink het om hulle te nooi vir tee in 'n kafee nie. Toe ons verder ry was die atmosfeer in die motor anders. Dit was net anders, maar ek het eers 'n uur daarna agtergekom waarom.

Die dames het in die stad êrens afgeklim waar ek hulle dan na so 'n halfuur weer sou kry en ek is vir persoonlike sake na die Dirk van der Hoff gebou. Buite was die mense ook anders as die gewone Pretorianers. . . baie anders, sowat van vriendelik en glimlaggies. . . maar toe ek die hysbak instap wat 'n spieël teen die agterste kant het, het die hele snaakse dag vir my duidelik geword.

Die rit en die mense was nie anders nie, maar ék. 'n Gedeelte van 'n pragtige groen syhemp het uitgepeul op die plek waar 'n ritsluiter toegetrek moes gewees het

VERANDERDE KOOS PRINSLOO



EERSTE HUWELIKSPAAR IN EIE KERKGEBOU
Percy & Baps Wiid
Junie 1967



EERSTE HUWELIKSPAAR IN DIÉ NUWE GEMEENTE
Flip en Cielie van Rensburg
5 Aug. 1961



EERSTE DOOPGELEENTHEID IN NUWE GEMEENTE
Mnr. en mev. Heystek van Rooyen, mev. L. A. Smit, ds. G. C. Coetzee, mnr. en mev. A. S. de Beer, en mnr. en mev. J. J. Prinsloo






**SO BETREK ONS DIE NUWE PASTORIE**
**21 AUGUSTUS 1982**

**Bo Links: Oor 'n pypie gesels Prof. Bart lekker.**

**Bo Regs: Dit was alles die moeite werd.**

**Regs: Oom Jan - ,,Ek wou net sê Dominee. . .''**

**Onder Links: Ons staan ons plek vol**

**Onder Regs: My vierde bord beduie Ds. Alberts**





